SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 08 SEPTEMBER 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

STIL SLEUTEL

SARL BHF/UHF KOMPETISIE

LIDMAATSKAP GELUKKIGE TREKKING SE WENNERS AANGEKONDIG

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat die sleutel van Abrie van der Merwe ZS6CJA op 31 Augustus 2002 na 'n hartaanval stil geword het. Hy word oorleef deur sy vrou Maryna ZR6MVM en hul dogter Eloma ZR6ELO. Innige simpatie aan hulle, ander familie en vriende.

POUSE

Ek gaan voort met die nuus in besonderhede:

SARL BHF/UHF KOMPETISIE

Daar is minder as 'n week oor voor die tweede been van die SARL BHF/UHF kompetisie wat oor die naweek van 21 en 22 September 2002 gehou word. Die kompetisie begin om 12:00 SAT op die Saterdag en eindig 24 uur later om 12:00 SAT op die Sondag met gelykgolf, enkelsyband of FM-aktiwiteit wat op 6 meter, 2 meter, 70 cm en die 23 cm amateurbande geskied. Die reëls vir hierdie populêre kompetisie sowel as die algemene reêls vir SARL-kompetisies is beskikbaar op die SARL webwerf by www.sarl.org.za. Daar is 'n Windowsprogram, SARLVU, beskikbaar op die webwerf wat jou sal help met die log en puntetelling vir die

kompetisie. SARLVU is deur Nico ZS4NS geskryf. Die adres vir jou inskrywing is John Fielding, Posbus 256, Inchanga, 3670.

LIDMAATSKAP GELUKKIGE TREKKING

Dit is met genoeë dat die Raad die wenners van die lidmaatskap gelukkige trekking, wat tydens sy vergadering op Saterdag 14 September plaasgevind het, aankondig. Die pryse is goedgunstiglik geborg deur Rory Norton, ZS2BL.

Die wenners is:

Tuisalarmsisteem - Leendert Geleynse - ZR5LG; Telefoon interkomstelsel - Gert Bester - ZS6ZB; Universele afstandbeheerstelsel vir TV's - John Ensor - ZS6APE.

Baie geluk aan die pryswenners en al die ander nuwe lede wat by die geledere van die SARL aangesluit het. Dit was die regte ding om te doen.

Daar was 181 nuwe lede as volg uit die verskillende afdelings:

Afd 1 50; Afd 2 20; Afd 3 00; Afd 4 15; Afd 5 21; Afd 6 72; Ander 03.

Die Raad spreek sy opregte dank en waardering uit aan Rory Norton ZS2BL van Commco Security Products wat so gewilliglik en in die gees van amateurradio die pryse vir die gelukkige trekking geskenk het.

NTIA GOOI 'N BOBBEJAANSLEUTEL IN DIE 5-MHZ BANDVOORSTEL

Die "National Telecommunications and Information Administration" of NTIA in die VSA het voorgestel dat die Federale Kommunikasiekommissie nie die ARRL se petisie vir 'n VSA-alleen, sekondêre amateurradiotoekenning op 5 MHz toestaan nie. Die NTIA bestuur radiospektrum toegeken aan die federale owerhede. Hierdie laat aanbeveling volg op honderde stukke kommentaar, meestal positief, vanaf organisasies, insluitend die ARRL, en individue.

In 'n brief gedateer 21 Augustus, sê die NTIA se Fredrick R Wentland dat federale agentskappe gebruik maak van groot gedeeltes van die HF-spektrum vir nooddienste, insluitend kommunikasie-ondersteuning vir die Departement van Verdediging, die Kuswag en die Departement van Justisie. Wentland sê die NTIA glo die Kommissie se huidige voorstel bied nie genoegsame beskerming teen skadelike steurings vir hierdie staatsdepartemente wat primêre gebruikers van die band is nie. Wentland is die NTIA se waarnemende administrateur vir spektrumbestuur.

In onlangse kommentaar deur die ARRL, het die ARRL gesê dat die 5 MHz toekenning 'n dringende prioriteit is vir die Amateurdiens en het gevra dat die proses om dit toe te ken versnel word. Wentland se brief is deur die Federale Kommunikasiekommissie ontvang na die afsnydatum vir kommentaar op ET Docket 02-98.

Wentland sê dat sonder meer volledige kennis van die steuringspotensiaal aan die federale aktiwiteite, glo die NTIA dat die sekondêre amateurtoekennings

te haastig is. Maar hy sê dat die NTIA saam met die federale agentskape, die Federale Kommunikasiekommissie en die amateurgemeenskap sal werk om te bepaal of 'n 5-Mhz toekenning in die toekoms moontlik sal wees. Dit kan 'n beperking op kraguitset of modustipes wees, of 'n beperking op die grootte van die voorgestelde band, of die gebruik van afsonderlike frekwensies of 'n geografiese beperking, het Wentland voorgestel.

BOEKWINKEL SPESIALE AANBOD

Die boekwinkel van die SARL het 'n spesiale aanbod op drie boeke. Die boeke word onder kosprys aan lede aangebied en is geldig tot die voorraad uitverkoop is. As gevolg van veranderinge in die aard van die mark vir boeke, gaan die boekwinkel nie meer hierdie boeke in voorraad hou nie.

Die eerste boek is 'Understanding Basic Electronis'. Soos die naam aandui, is dit 'n kursus in basiese elektronika en dus van toepassing op amateurradio. Dit het omtrent 400 bladsye, is goed geïllustreer en sal handig te pas kom in enige hok.

Die tweede aanbod is vir "W1FB's Design Notebook". Dit is deur Doug De Maw en is noodsaaklik vir amateurs wat met elektronika eksperimenteer.

Die laaste boek is deur dieselfde skrywer. Dit is "W1FB's QRP Notebook". Hierdie boek bevat heelwat inligting oor maklik-om-te-bou QRP-bane.

Elkeen van hierdie boeke word aangebied teen vyftig rand. Deesdae kos selfs 'n klein sagtebandboekie meer as honderd rand en hierdie is uitstekende waarde vir geld. Skakel Debbie by 011 675 2393 om die voorraadposisie te kontroleer. Amateurs wat nie die NARS kan besoek om die boeke te koop nie, moet asb posgeld byvoeg.

SAATI AJV

Die AJV van SAATI sal om 20:00 op Maandag 30 September by die perseel van die Pretoria Amateurradioklub op die suid-kampus van die Universiteit van Pretoria plaasvind. Alle amateurs wat in digitale modusse belangstel word uitgenooi om dit by te woon.

KLUBNUUS

BLOEMFONTEIN RADIOAMATEURKLUB

Die Bloemfontein Radioamateurklub het sy Algemene Jaarvergadering op Saterdag 7 September gehou. Die volgende lede is tot die komitee verkies:

Voorsitter Martin Schwella ZS4MS; O/voorsitter en Herhalers Hennie Greyling ZS4HG; Tesourier Victor Reitz ZS4VR; Sekretaris en Nuusbrief Dennis Green ZS4BS; Tegnies George Hattingh ZS4GM; Klubhuisbestuurder Barney Fourie ZS4AQZ.

Die klub se toekenning van Radioamateur van die Jaar is toegeken aan George Hattingh ZS4GM vir die voorbeeld wat hy stel in die uitleef van die kode van

’n radioamateur.

POTCHEFSTROOM AMATEURRADIOKLUB

Tydens die AJV van die Potchefstroom Amateurradioklub, gehou op 31 Augustus, is die volgende lede tot die komitee vir 2002/2003 verkies:

Voorsitter Joe Mayer ZS6ANW; Ondervoorsitter en Tesourier Chris Viljoen ZS6BYQ; Sekretaris Bill van der Walt ZS6WDV; Bykomende lede: Dawie Jacobs ZR6AY; Petro Jacobs ZS6LJ, Petrus du Plooy ZR6DPH en Pieter Roux ZS4KJ.

NOORDWES AMATEURRADIOKLUB

Tydens die AJV van die Noordwes Amateurradioklub is die volgende komitee verkies:

Voorsitter: Piet Geldenhuys ZS6PTB; Sekretaris: Johan Moolman ZS6AWL; Tesourier: Willie Jones ZR6WHJ; Sosiaal: Carel Wentzel ZS6CFW.

Die Raad van die SARL bedank die uittredende komitees vir hulle lojalitiet en pligsgetrouheid en verwelkom die nuwe komitees. Mag julle ’n voorspoedige jaar beleef.

Dit is dan die einde van die nuus vir vandag.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Dennis ZS4BS en gelees deur ………… vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. Weens die een uur tydsduur van ARMI bied dit ’n groter verskeidenheid nuusitems, en in meer detail, van belang vir radioamateurs wêreldwyd. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. ’n Groot woord van dank aan diegene wat wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX